SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 26 SEPTEMBER 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

In die nuus vandag:

NOMINASIES INGEWAG VIR SARL-TOEKENNINGS

SA AMSAT VIER INTERNASIONALE RUIMTEWEEK MET QSO-PARTY DEUR OSCAR 51

SARL HF-GG-KOMPETISIE VOORLOPIGE UITSLAE

HAMNET VERGADERING

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede:

NOMINASIES INGEWAG VIR SARL-TOEKENNINGS

Die SARL-Raad nooi klubs en SARL-lede om nominasies in te stuur vir die volgende SARL-toekennings:

1. Lewenslange erelidmaatskap - die SARL se hoogste eerbewys.
2. Willie Wilson Goue Kenteken:- Toegeken aan die amateur wat buitengewone en verdienstelike diens aan die Liga gelewer het.
3. Jack Twine Toekenning:- Om die kwaliteite soos onselfsugtigheid, skoon bedieningspraktyk en 'n werklike belangstelling in amateurradio en verwante aangeleenthede te erken. Hierdie besondere toekenning sal gemaak word aan amateurs wat, volgens die opinie van hul medeamateurs en die Raad van die liga, die eienskappe wenslik in 'n amateur beliggaam.
4. Arthur Hemsley 2 meter trofee:- Toegeken aan 'n radioamateur vir hy/sy individuele prestasies met uitsendings in die 2 m amateurband. Hierdie toekenning word gemaak vir buitengewone prestasie met Aard-Maan-Aard

of modusse soos troposferiese voortplanting ens. Dit is nie vir die langste afstand gewerk nie, maar eerder vir volharding om iets spesiaal met 2 m te bereik.

5. Barney Joel Trofee:- Toegeken aan enige lid van die SARL vir beste prestasie gedurende die jaar dmv. HF-mobiele werking. Hierdie toekenning kan gemaak word vir prestasie met kommunikasie deur 'n individu tydens 'n byeenkoms (rally) of ander publieke byeenkoms.

6. Joseph White Plaket:- Toegeken aan enige lid van die SARL vir buitengewone prestasie in die 432 MHz-band gedurende die afgelope jaar. Dit word nie toegeken vir die langste afstand bereik nie, maar vir algehele prestasie.

7. Bert Buckley Sesmetertrofee:- Toegeken deur die Raad aan enige radioamateur vir hy/sy individuele prestasies met uitsendings in die 6 m amateurband. Hierdie toekenning is nie vir langste afstand gewerk nie maar vir uitstaande werk of aktiwiteit op ses meter.

8. Icom uitmuntendheidstoekenning:- Hierdie toekenning word jaarliks verleen aan die amateur wat deur hy/sy aktiwiteit in die amateurdiens internasionale erkenning aan Suid-Afrika besorg het deur die opstel van 'n BHF/UHF langafstandrekord wat internasionaal deur die IARU erken word, of deur diens aan die Republiek van Suid-Afrika, of aan die SARL, in die veld van wetenskaplike navorsing deur die gebruik van amateurspektrum of in die internasionale bevordering van die amateurdiens of soos die Raad van tyd tot tyd mag besluit.

9. Radio ZS BHF-trofee: Toegeken aan die amateur wat die langste distansie op die 2 m amateurband gedurende die jaar bereik het.

PRESIDENT SE BESOEK AAN DIE WESKAAP

Die President van die SARL, Graham Hartlett, ZS6GJH, het op 18 September die Weskaap besoek op uitnodiging van die Boland Amateurradioklub, BARK, en tydens BARK se kwartaalvergadering die lede en gaste toegespreek. Die vergadering is gehou in 'n klein natuurreservaat in die gronde van die Boland Landbouskool in die pragtige Agter-Paarl omgewing. Die geleentheid is goed bygewoon ten spyte van die koel en reënerige weer.

Graham het uitgewei oor die waarde en belangrikheid van die SARL. Hy het 'n visuele aanbieding gebruik tydens sy toespraak waarin hy melding gemaak het van die nuwe radioregulasies wat hopelik binnekort in werking sal tree. Hy het ook die filosofie agter die evaluasies om van ZR- na ZS-lisensie te promoveer, verduidelik. Graham het klem daarop gelê dat amateurradio 'n opwindende nuwe fase binnegaan waarin alle dele van die bevolking gelyke geleenthede sal hê.

Na die vergadering is die verrigtinge met 'n tipiese Bolandbraai afgesluit.

SA AMSAT VIER INTERNASIONALE RUIMTEWEEK MET QSO-PARTY DEUR OSCAR 51

Vier internasionale ruimteweek deur deel te neem aan die OSCAR 51 QSO-party. Die aktiwiteit sal plaasvind vanaf Maandag 4 Oktober tot Sondag 10 Oktober. Die reëls is eenvoudig: maak soveel moontlik kontakte gedurende daardie week deur OSCAR 51, ruil roepsein, naam en seinrapport uit. Daar is twee kategorieë, een met gebruik van handdrastelle en die tweede met gebruik van vaste stasies.

Die logstate moet 'n beskrywing insluit van die toerusting en antennas gebruik. Pos logstate voor 20 Oktober na Posbus 90438, Garsfontein, 0042 of e-pos dit na saamsat@intekom.co.za.

Volledige besonderhede is op SA AMSAT se webwerf nl. www.amsatsa.org.za.

Internasionale ruimteweek sal sy hoogtepunt bereik met die SARL se Integnet waartydens Bob Bruninga APRS sal bespreek.

SARL HF-GG-KOMPETISIE VOORLOPIGE UITSLAE

Die kompetisiekomitee het 19 logs en twee kontrolelogs ontvang vir die HF-GG-kompetisie. Die volledige uitslae is in HF Happenings 115 asook Radio ZS gepubliseer.

Die eerste plek word gedeel deur Barry, ZS6AJY, Ed, ZS6UT, en Alan, ZS1AAX, elk met 162 punte. Hulle word gevolg deur Hans, ZS6KR, en Bud, ZS1B, met 160 punte en Barney, ZS4U, met 156 punte.

Die beste telling op 'n enkelband is deur Karel, ZS6WN, behaal met 72 punte op 40 meter.

Barney, ZS4U, het met 347 punte die beste telling vir altwee die kompetisies behaal, gevolg deur Bud, ZS1B, met 345 punte en Hans, ZS6KR, met 342 punte.

Die klubkompetisie is deur die Pretoria ARK met 968 punte gewen, tweede is die Kaapstad ARS met 835 punte en derde die Bloemfontein RAK met 775 punte.

Baie geluk aan al die deelnemers!

TYD RAAK MIN VIR NOMINASIE VAN DIE RADIOAMATEUR-VAN-DIE-JAAR-TOEKENNINGS

Het u alreeds iemand van u klub benoem wat buitengewone bydraes to amateurradio gemaak het? Die sluitingsdatum vir die Siemens Radioamateur-van-die-Jaar-toekennings is 30 September. Volledige besonderhede, insluitende nominasievorms, kan verkry word vanaf die webwerf van die SA Amateurradio-Ontwikkelingstrust se webwerf nl. www.amateurradio.org.za.

MINISTER STEL NUWE DIREKTEUR-GENERAAL AAN

Die Minister van Kommunikasie het Lyndall Shope-Mafoli as die nuwe Direkteur Generaal van die Departement van Kommunikasie angestel. 'n Aantal jare gelede was Me Shope Mafole voorsitter van die ITU-Raad en het goed bekend geraak met amateurradio deur haar interaksie met die President van die IARU, Larry Price, en IARU-sekretaris David Sumner. As voorsitter van die ITU het sy

ook 'n onderhoud gevoer met Amateur Radio Mirror International waartydens sy haar ondersteuning vir die amateurradiodiens uitgespreek het.

EERSTE RADIOAMATEUR IN AFRIKA MAAK KONTAK MET HUIDIGE ISS-BEMANNING

Hierdie berig is van Len van Riel, ZR1VR, van Hermanus ontvang: "Op 23 Julie 2004 ongeveer 12:00 maak ek kontak met die ruimtetuig NA1SS en word deur die bemanning meegedeel dat ek die 1ste radioamateur van Afrika is waarmee hulle, die huidige bemanning, vanuit die ruimtetuig gesels. Ek was so 100 km suid van Springbok vanuit Namibia na die Kaap onderweg toe ek die ruimtestasie op 145,800 hoor. Die gesprek het sowat 3 minute geduur. Die seine was baie goed en ek het die ruimtetuig 'n 5/7 ontvang en geen QRM was teenwoordig tydens ons gesprek nie. Ek maak gebruik van 'n ICOM 22H mobiele stel met 'n 1/4 golf antenna op die voertuig. Uitsetkrag was 3 watt.

Indien dit so is dat ek die 1ste kontak van Afrika met NA1SS is, is ek nie 'n bietjie trots op die prestasie nie. Die gogga het my nou gebyt en ek is reeds besig met ander satelietontvangstasies en was nou onlangs ook deur middel van die FM-herhaler aan boord in kontak met Gerald, ZS6BTD, in kontak."

Veels geluk Len, en mag andere ook soos jy gebyt raak.

RADIOTEGNOLOGIE-IN-AKSIE-LESING OP 9 OKTOBER

Die SARL nooi alle radioamateurs uit om Saterdagoggend 9 Oktober by die NARS te kom geniet wanneer Hal Lund, ZS6WB, 'n bespreking sal lei oor die verskillende nuwe modusse wat nou die BHF en UHF-velde betree. Die aktiwiteite sal vanaf 10:00 tot 12:00 plaasvind. Die toegangsfooi is R20 wat verversings insluit en is by die deur betaalbaar.

Om die voorbereidings te vergemaklik, bespreek asb. u plek deur e-pos te stuur aan rta@sarl.org.za.

Besoek ook die SARL se webtuiste nl. www.sarl.org.za vir meer besonderhede.

HAMNET VERGADERING

'n Algemene vergadering van Hamnet sal op Saterdag 23 Oktober by die Nasionale Amateur-Radio-Sentrum te Radiokop gehou word. Die vergadering sal stiptelik om 14:00 'n aanvang neem. Alle HAMNET-lede of diegene wat belangstel om by HAMNET aan te sluit, word versoek om die vergadering by te woon.

Dit sal ook waardeer word indien items wat op die agenda moet verskyn, of aangeleenthede wat bespreek moet word, so gou as moontlik aan Francois, ZS6BUU, gestuur word. Sy kontakbesonderhede is e-pos zs6buu@uskonet.com of faks- en telefoonnommer 011 679-5260.

BHF/UHF-KOMPETISIE: ADRES VIR LOGSTATE

Deelnemers aan die BHF/UHF-kompetisie let asb. daarop dat die adres wat verlede week genoem is vir die indien van logstate foutief is. Dit moet wees: Die Kompetisiekomitee, Erskinestraat 69, Scottsburgh, 4180 of die e-posadres is derek.gravett@siemens.com.

RADIO ZS

Die Julie-September uitgawe van Radio ZS is na die drukkers versend. Die tydskrif beslaan 32 bladsye met 'n artikel oor 100 Jaar van Amateurradio in Suid-Afrika, asook oor Echolonk en antennaveiligheid. Twee van die artikels is in Afrikaans.

Radio ZS sal ook in pdf-formaat op die SARL-webwerf by www.sarl.org.za beskikbaar wees.

PRESIDENT SE NET UITGESTEL

As gevolg van onbevredigende dekking met die stelsel wat tot nogtoe vir die President se Net gebruik is, is besluit om die net in die aand aan te bied en om gebruik te maak van die stelsel wat vir Integnet gebruik word. Ongelukkig kan dit nie vanaand plaasvind nie aangesien Hans, ZS6AKV, die vader van die stelsel, oorsee is. Die net sal plaasvind op 'n datum wat aangekondig sal word.

BLOEMFONTEIN RAK-NUUS

Die Bloemfontein Radioamateurklub se AJV is op Saterdag 18 September gehou en die volgende lede is tot die komitee verkies:

Voorsitter & Skakeling: Martin, ZS4MS; Ondervoorsitter: Andre, ZS4APA; Tesoruier: Victor, ZS4VR; Sekretaris: Dennis, ZS4BS; Tegnies: Danie, ZS4JJ; Klubhuis: Jan, ZS4JAN; Webwerf: Bernie, ZS4TX, Elrina, ZR4E, en Dennis, ZS4BS.

Die BRAC Radioamateur van die Jaar is aan Bernie, ZS4TX, toegeken vir sy uitstaande prestasie in die 2003 CQ-WW-DX-GG-kompetisie.

OOSRAND RADIOKLUB VLOOIMARK

Een en almal is uitgenooi na die ERB vlooimark volgende Saterdag 2 Oktober by die klubhuis te Olympia Park Swembad agter die PAM Brink Stadion in Springs.

Ons gaan 'n lotery loods vir 'n splinternuwe BHF/UHF Liniêre versterker - waarde meer as R 3000-00.

Tafels is R 20-00

Ons begin om 08:00, verversings is beskikbaar. Sien julle almal by die vlooimark.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Kobus, ZS6KOB, sê ons sal maar verlief moet neem met die huidige voortplantingstoestande. Toestande varieer geweldig oor die kort termyn- ten spyte van die swak toestande oor die afgelope week was daar baie goeie toestande vir

kort periodes. So byvoorbeeld was daar op Donderdagmiddag en vroegaand uitstekende toestande na, veral die Ooste- ook na Kaapstad vanaf Gauteng. Dit terwyl die sonvlekgetal slegs 35,3 was-wat baie laag is. Verlede week was dit 60,6- dus ’n daling van bykans 50%. Hierdie toestande was ook verlede week voorsien. Dit word verwag dat die toestande nou sal stabiliseer en styg tot ’n volgende hoogtepunt die einde van die maand. Geen korona-openinge word vir die komende week voorspel nie. Tog is daar ’n skrale moontlikheid van een op 27 September. Die voorspelde gemiddelde sonvlekgetal vir September is 34,2. QRN is aan die orde van die dag en sal toeneem soos donderweeraktiwiteite geaktiveer word- hou die proppies dop- trek betyds uit!

DAGBOEK VAN GEBEURE EN HERINNERINGS

30 September: Sluitingsdatum vir nominasies vir die Radioamateur van die Jaar Toekennings; 2 Oktober: Vlooimark by die Oos-Rand Radioklub; 7 Oktober: Tweede been van die SARL 80-meter QSO-geselligheid tussen 19:00 en 22:00 en 3600 tot 3650 kHz; 9 Oktober: RTA-lesing oor nuwe BHF-modusse by die NARS; 10 Oktober: Integnet; 16 tot 17 Oktober: 47ste JAMBOREE-ON-THE-AIR, JOTA en JOTI: Deelnemende stasies registreer asb. by die SARL-kantoor as opvoedkundige stasie en kontak Dave Gemmell, ZS6AAW, Posbus 77, Irene, 0062 en Tel 012-6672153 of e-pos davegemmell@bmknet.co.za vir deelnemer-skaarte. Raadpleeg www.scout.org/jota. of www.scout.org/joti vir die jongste JOTA- en JOTI-inligting

Bydraes tot die fonds van die Suid-Afrikaanse Amateur Ontwikkelingstrust vir die SARL se IARU-lidmaatskap is steeds welkom; Stuur artikels vir Radio ZS aan radiozs@sarl.org.za. Stuur asb. A5-grootte selfgeadresseerde koeverte met posseëls genoeg vir 200 g (R4,35) aan die NARS ten einde aflewering van u QSL-kaarte moontlik te maak.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. ’n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur George, ZS6NE, en gelees deur ……. vanuit …………… as ’n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u ’n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX